SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 29 SEPTEMBER 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

ONWETTIGE WERKING DEUR AMATEURS OP DIE AMATEURBANDE

SARL 80-METER QSO-GESELLIGHEID

LEDE-ALLEEN KODEWOORD

CQ HOU KOERS EN JOTA

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

ONWETTIGE WERKING DEUR AMATEURS OP DIE AMATEURBANDE

Dit is onder die aandag van die SARL gebring dat groot getalle radioamateurs, wat kommunikasie tydens motortydrenne en ander sportbyeenkomste verskaf, dit ontwettig doen en dus hulle status as radioamateurs in gevaar stel.

Die reguleerder (ICASA) het streng reëls in verband met "derde party verkeer" neergelê. Tans word GEEN "derde party verkeer" op die amateurbande toegelaat nie.

Na onderhandlings met ICASA, het die SARL 'n spesiale vrystelling vir sy lede bewerkstelling. Hamnet, 'n organisasie binne die liga, mag sy lede toelaat om hierdie kommunikasiediens te verskaf.

Die twee weë wat radioamateurs kan volg om hulself binne die wettige raamwerk te kry en hulle amateurstatus te beskerm, is: a) om by die Suid-Afrikaanse Radioliga aan te sluit, en b) word ook 'n lid van Hamnet.

Klubs en individue wat sulke byeenkomste reël, moet die SARL vroegtydig in kennis stel en 'n lys van deelnemende amateurs moet so spoeding na die byeenkoms aan die SARL verskaf word. Alle klubs word aangemoedig om hierdie saak onder die aandag van hulle lede te bring.

SARL 80-METER QSO-GESELLIGHEID

Die doel van die 80-meter QSO-geselligheid, wat op Donderdag 3 Oktober 2002 gehou word, is om 'n belangstelling in en aktiwiteit op die 80-meterband aan te moedig. Die QSO-geselligheid begin om 19:00 en eindig om 22:00 SAT met ESB- aktiwiteit op die bandgedeelte 3,600 tot 3,650 MHz.

Die volgende inligting word tussen stasies uitgeruil: roepseine, RS-rapport, 'n reeksnommer wat by 001 begin en 'n ruitblok of QTH. Vir elke ZS-stasie gewerk word tien punte verdien en vyftien punte vir elke nie-ZS-stasie.

Die adres vir jou korrek voltooide logstate en opsommings is Die Kompetisiekomitee, Brownlee Place 17, Bluff, Durban 4052 of per e-pos aan zs5lp@sharksden.co.za.

SARL BHF/UHF-KOMPETISIE

Die tweede been van die SARL BHF/UHF-kompetisie is iets van die verlede, bandtoestande was baie swak in vergelyking met die eerste been. Onthou, die adres waarheen jou korrek voltooide logopsomming en logstate gestuur moet word is: John Fielding, Posbus 256, Monteseel MCP, 3670 of per e-pos na johnf@futurenet.co.za. Moet asseblief geen ander adres gebruik nie.

OU 1AW QSL-KAART BEHAAL REKORDPRYS

Ons is nie seker of die ARRL se medestigter en eerste president, Hiram Percy Maxim, trots of verras sou gewees het nie as hy sou weet dat een van sy ou 1AW QSL-kaarte blykbaar 'n rekordprys behaal het vir die verkoop van 'n enkele QSL- kaart. 'n 1923 HPM 1AW QSL-kaart is onlangs vir $2 125 verkoop op die eBay veiling webverf.

Die 1AW-kaart bevestig ontvangs van 9CTR op die golflengte van 193 meter en nie soseer 'n tweerigtingkontak nie. Maxim skryf in die opmerkingsgedeelte van die kaart "You were calling another 9". Alhoewel die kaart aan die bokant aandui "American Radio Relay League Station 1AW", was 1AW Maxim se eie persoonlike roepsein, nie die liga s'n nie, en Maxim het vanaf sy huis in Hartford gewerk.

Tot en met die aankoop van die 1AW-kaart, was die vorige hoogste bekende prys betaal vir 'n enkel QSL-kaart $1 100 vir 'n AC4YN QSL-kaart van die Tibet Dxpedisie van Sir Evan Nepean G5YN, wat in Maart 2001 oorlede is.

So moet nie jou QSL-kaarte weggooi nie!

LEDE-ALLEEN KODEWOORD

‘n Spesiale nota vir nuwe lede. Dit is moontlik om op die SARL-webwerf jou lede-alleen kodewoord te kry lank voordat jou verwelkomingsbrief per pos by jou aankom. Om jou kodewoord te kry moet jy slegs die woord HELP in die ’password’
veld op die SARL-webwerf intik. Die stelsel sal outomaties nagaan om te kyk of die kantoor ‘n kodewoord uitgereik het, en indien wel sal dit outomaties per e-pos aan jou gestuur word. So daar is geen rede om te wag nie. Verdere inligting is besikbaar op die SARL-webwerf se ’Frequently Asked Questions’ bladsy. Die webwerf se adres is www.sarl.org.za.

CQ HOU KOERS EN JOTA

Die jaarlikse CQ Hou Koers en Jamboree-op-die-Lug word oor die naweek van 18 tot 20 Oktober 2002 gehou. Voortrekkers neem deel aan CQ Hou Koers op 18 en 19 Oktober, terwyl Padvinders en Meisiegidse wêreldwyd aan die 45ste Jamboree-op- die-Lug op 19 en 20 Oktober 2002 deelneem.

Radioamateurs word gevra om hulle plaaslike Voortrekkerkommando, Padvindergroep en/of Meisiegidskompanie te kontak en te ondersteun met hierdie aktiwiteite. Jy kan belangrik wees in die lewe van ’n kind.

SAATI AJV

Op Maandag 30 September om 20:00 die aand word die Algemene Jaarvergadering van SAATI gehou by die klubhuis van die Pretoria Amateurradioklub op die suidkampus van die Universiteit van Pretoria. Alle amateurs wat in digitale modes belangstel word uitgenooi om die vergadering by te woon.

RADIO ZS

Die redakteur van Radio ZS wil u graag in kennis stel dat die September/Oktober uitgawe van Radio ZS op Vrydag 27 September gepos is. Slegs opbetaalde lede ontvang Radio ZS en indien u nie hierdie uitgawe ontvang nie, doen navraag na u lidmaatskap by Debbie by die Nasionale Amateurradiosentrum. Haar telefoonnommer is 011 675 2393.

Die Redakteur wil graag alle bydraers en voornemende bydraers daaraan herinner dat die sperdatum vir die November-Desember uitgawe 31 Oktober is.

VERLORE TOERUSTING IN KAAPSTAD

Barry Fletcher ZS1FJ rapporteer dat sy Icom IC-706 Mk1 uit sy huis verwyder is tydens die afgelope twee maande terwyl hy in die buiteland was. Amateurs word gevra om die geklasifiseerde advertensies in die koerante en elders dop te hou vir die radio. Die reeksnommer sal eersdaags bekend gemaak word. Barry kan by telefoon 021-7624553 gekontak word.

CQ WW DX FOONKOMPETISIE

Die jaarlikse en baie populêre CQ WW DX Foonkompetisie, geborg deur die CQ tydskrif, sal op die lug wees vanaf 00:00 UTC 26 Oktober tot 24:00 UTC 27 Oktober. Die doel van die kompetisie is om soveel moontlik lande en sones op

die 160, 80, 40, 20, 15 en 10-meterbande te werk, die moontlikheid on DXCC te werk oor hierdie naweek is beslis moontlik. ’n Seinrapport en sone word uitgeruil; Suid-Afrika is deel van sone 38. Die reëls kan in die Septemberuitgawe van die CQ-tydskryf en op die webwerf www.cq-amateur-radio.com gekry word.

QSL-BURO

Amateurs word daaraan herinner dat QSL-kaarte vir nie-lede van die SARL, slegs gehou sal word tot die einde van Oktober. Lede wat tot dan aansluit, sal nog hulle kaarte ontvang. Persone wat nognie hulle lidmaatskap hernu het nie, se kaarte word ook gehou tot einde Oktober.

Kaarte wat uitgestuur word na plaaslike amateurs, word op Dinsdae by die buro gesorteer en op Woensdae gepos. Kaarte wat uitgaan na ander lande se QSL-buro’s word op Donderdae gesorteer. Alhoewel daar tans geen agterstand meer is nie, wil die QSL-buro graag vra vir vrywilligers wat bereid is om te help met die sortering op Donderdae. Wat benodig word is persone wat ’n uur of twee kan afstaan op Donderdagoggende om deel te vorm van die die sorteringspan vir kaarte aan internasionale QSL-buro’s. Indien u hier kan hulp verleen, skakel asb met Fritz Sutherland, ZS6ASF op 012 997 1114 of op 083 304 0028.

Alhoewel hier geen salaris, pensioen, mediese voordele, aandeleskema of bestuursmotorskema betrokke is nie, sal u hulp nogtans baie waardeer word.)

GAUTENG BANDBEPLANNINGSVERGADERING

Die datum van die volgende Gauteng bandbeplanningskomiteevergadering is verskuif na Saterdag 12 Oktober 2002. Die vergadering wat by die NARS gehou word, sal om 09:00 SAT begin. ’n Uitnoding word gerig aan geaffilieerde en nie-geaffilieerde klubs om die vergadering by te woon, wat ook die laaste vergadering vir die jaar sal wees. Dit sal ’n baie belangrike vergadering wees aangesien die kommersiële aanslag op die 70 cm-band en die riglyne vir die werking van die komitee bespreek sal word. Die SARL se boekwinkel en die Reno Faber radiokamer sal ook oop wees.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Dennis ZS4BS en gelees deur ………… vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750, 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. ’n Groot woord van dank aan al diegene wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX